# DIE HUWELIK VAN POP LE ROUX

DRAMA IN SEWE BEDRYWE

deur

J. VAN MELLE



J. L. VAN SCHAIK, BEPK., PRETORIA.
1935

# DIE HUWELIK VAN POP LE ROUX

DRAMA IN SEWE BEDRYWE

deur

J. VAN MELLE





J. L. VAN SCHAIK, BEPK., PRETORIA.
1935

# DIE HUWELIK VAN POP LE ROUX.

*Persone*: SAGRYS LE ROUX, 'n boer.

GRIETA, sy vrou.

POP, sy dogter.

SOESIE en ander kinders.

FAAN VERMEULEN, sy buurman.

FYA, sy vrou.

HARRY VILJOEN,<br>HENDRIK BUTLER,<br>MANIE CRONJÉ, } jongkêrels.

JAN GREYLING, 'n wewenaar.

KOOS, sy seun.

Mans en Vrouens,

Seuns en Dogters.

# Die Huwelik van Pop le Roux

## EERSTE BEDRYF.

*(Dis in die sitkamer in die huis van Sagrys le Roux, 'n arm boer in Transvaal. Dis Saterdagmiddag. Sagrys, 'n man van 'n veertig jaar, kort, met vaalrooi klein puntbaardjie, sterk gebou en lewendig van gesigsuitdrukking en maniere, sit met 'n tevrede gesig op die riempiesbank en rook. Langs die bank staan 'n spoegbakkie waarin Sagrys af en toe spoeg. Links is 'n deur wat oopstaan en waardeur jy op die somergroen werf kyk. Links is ook 'n venster met wit kantgordyne voor. Voor die huis is 'n klein armsalige tuintjie met 'n draadheining omheen. Die hekkie daarvan is die bo-end van 'n ou ysterkatel.)*

SAGRYS: (*terwyl hy sy hoed effens optel*): Soe, maar dis warm (*hy kyk dromerig-tevrede na die stukkie van die werf wat hy so skuins kan sien). Pop, 'n middelmatig groot, mooigeboude meisiekind, met 'n innemende gesig en vlug en gemaklik in haar beweginge, kom deur die deur in die agtermuur waarteen die riempiesbank staan, uit die eetkamer. Haar lang vaal hare hang los en met haar twee hande op haar kop tel sy hulle op en skud dit bietjie om dit gou te laat droog word, want sy het dit nou net gewas. Met haar hande aldeur so besig loop sy deur die kamertjie en bly staan agter die tafel met haar gesig na haar pa, maar sy praat nie.)*

SAGRYS (*bekyk haar 'n rukkie met blykbaar welgevalle*): Ek wonder watter gek seun sal netnou weer hier kom om na jou te kom vry?

POP: Altemit wel meer as een, pa.

SAGRYS: Dis die ellende van Saterdae. Jy sit lekker en uitrus van die week se werk en dan kom daar van die bogseuns hier sit en moet jy met hulle gesels. Hulle is sulke groen knoppe dat hulle nog niks weet om te sê as bogstories te vertel nie. Ja hulle tog weg, Pop, steek hulle in die pad, die laaste een.

POP: A nee-a, pa, ek wil tog ook 'n bietjie plesier hê.

SAGRYS: Plesier? Is dit vir jou plesier om met daardie pampoenkoppe te sit en gesels tot laat in die nag in pleks van lekker te gaan slaap? Nou ek wonder wat se plesier kan daarin wees?

POP: Maar almal is darem nog nie so sleg nie, pa.

SAGRYS (*spring half op*): Nou sê my watter een van hulle is nou iets werd. Hulle kan nie werk nie, hulle weet niks nie, hulle het nog niks gesien nie, hulle kan oor niks gesels nie, hulle is regtig 'n toiingrige klomp seuns.

POP: Maar Manie Cronjé is darem nie so een, soos pa sê nie, pa. Hy kan seker goed werk en hy is glad nie dom ook nie. En gesels . . . (*sy hou op, skaam haar 'n bietjie, word rooi*) . . . dit kan hy tog ook goed doen.

SAGRYS: Hy is nog die beste, die is seker, maar darem tog nie 'n man om te gaan vry nie. Wat het hy? Waarvan moet hy trou, as hy dit sou wil doen? Dis nie meer soos vanmelewe dat jy kan trou as jy niks het nie. Hy het nie grond nie, hy ken geen ambag nie, hy het nie eers 'n spannetjie osse of 'n wa nie, en sy pa het ook niks nie. En so'n kêrel wil gaan vry en dan natuurlik ook trou. Hy is glad mal. Hy is 'n mooi, gawe seun, ja, maar dit is ook al.

POP: Maar hy is 'n werksame seun, pa.

SAGRYS: Werksaam? Wat help dit as jy niks het om mee te werk nie? Ek is ook werksaam en waar is ek vandag? Ek het ook beginne met niks en ek het nou nog niks en nooit sal ek iets hê ook nie. Jy kan maar jou blou werk, jy kan werk dat dit bars, maar as jy arm is, bly jy arm. Nee, hy kon maar lui ook wees; hy is arm, en hy sal almelewe arm bly, en die een wat hom vat, sal moet weet dat sy 'n arm man vat en altyd met armoede sal moet sukkel.

POP (*haar ken in die lug, geraak en treurig*): Nou ja, pa, ek sal dan maar een van die miljoenêrs vat wat na my vry, en wat hul self al wil doodskiet oor ek hulle nog nie wil vat nie.

SAGRYS: As daar ooit 'n miljoenêr na jou kom vry, al is hy taggentig jaar oud, en so lelik as 'n Boesman en jy vat hom nie, dan is jy die onnoselste kuiken in die land.

POP: Hier is oom Faan (*verlaat die vertrek, Sagrys staan op en gaan in die deur staan*).

SAGRYS: Kom in, ou-broer. (*Faan Vermeulen, 'n man van tussen die veertig en vyftig jaar, lang en skraal, bietjie krom, met dun donker baard, kom binne*).

OOM FAAN (*dooierig*): Goeiemiddag.

SAGRYS (*lewendig*): Goeiemiddag.

FAAN: Ek kan maar nooit reg kom met hierdie hek van jou nie. Hoe maak jy as jy haastig is, man?

SAGRYS: Dis net 'n slag, ou neef.

FAAN (*tel sy hoed 'n endjie op*): Soe dis warm.

SAGRYS: Vreeslik warm. (*Haal sy ottervel tabaksak uit*) Stop?

FAAN (*aarselend*): Jy rook mos pure gif.

SAGRYS: Hierdie is nie te danig sterk nie. (*Faan neem die tabaksak aan, ruik binne in, trek 'n vies neus en begin met skynbare teësin te stop*).

FAAN: Was dit jy gewees wat gisteraand met die springhaaslamp al op die oorkantse bult langs geloop het?

SAGRYS: Ja, dit was ek gewees.

FAAN: Iets geskiet?

SAGRYS: Drie springhase.

FAAN: Jy eet mos springhase?

SAGRYS: Ja, ek eet hulle. 'n Mens moet tog vleiskos hê nou en dan, en ek het nie soos jy almelewe skape of 'n bees om te slag nie; ek is van die arm mense: ek eet springhase.

FAAN (*met sy neus in die lug*): Ja, en ek is gelukkig van die ryk mense. Maar (*na 'n kort oomblikkie van stilte*) ek kan nie 'n springhaas eet nie, hy lyk vir my te veel na 'n mens.

SAGRYS (*luid-verwonder*): Na 'n mens?

FAAN: Ja, en na 'n kat ook.

SAGRYS (*toegewend*): Ja, na 'n kat.

FAAN: En na 'n rot ook.

SAGRYS: Hy lyk dan na alles.

FAAN: Ja, hy lyk regtig na alles.

SAGRYS: Maar hy smaak nie na alles nie. Hy is nog lekkerder as 'n vlakhaas.

FAAN (*skamper*): Die kan jy glo. (*Hulle hoor 'n fiets op die werf rammelend aankom en beide buk om deur die venster te kan sien wie daar ry*).

SAGRYS: Dis seker weer een van die knoppe wat na Pop vry.

FAAN: So 'n mooi dogter is net 'n uitgaaf.

SAGRYS (*ontevrede*): Ja, man, elke Saterdag moet ek een of twee van hulle kos gee. (*Sagrys staan op en gaan in die deur, vrolik*). Goeiemiddag, Harry, kom in, jong. (*Harry, 'n lang maer seun, onstewig gebou en met sy mond meeste van die tyd oop, kom die huis in. Hy is in 'n netjiese blou pak en het 'n blom in sy knoopsgat en sy skoene blink. Sy haar is glad agteroor gekam. Hy lyk senuweeagtig, beweeg homself gedwonge en skyn te meen dat hy verplig is om baie te praat*).

SAGRYS (*goedhartig*): En hoe gaan dit nog?

HARRY (*praat vinnig*): Nee goed, oom. Eersteklas, oom. Net baie warm. Hoe gaan dit nog met oom?

SAGRYS: Nog gesond, net baie werk.

HARRY: Ja oom, die werk gee nooit 'n end nie. (*Vir Faan*) En hoe gaan dit met oom Faan?

FAAN: So stadig; kan nie kla nie.

SAGRYS: En hoe gaan dit by die huis?

HARRY: Goed oom; hulle sê groetnis.

SAGRYS (*met 'n guitige glimlag*): En waar ry jy nou heen? (*Die seun kyk eers verwonder, draai op sy stoel, kyk dan in die guitige oë van Sagrys en word rooi*).

HARRY (*uitbundig*): Ha! ha! ha! (*frommel dan senuweeagtig met sy sakdoek*).

SAGRYS (*bied hom sy tabaksak aan*): Wil jy rook?

HARRY (*haal 'n pakkie sigarets uit*): Dankie oom, ek sal liewers 'n sigaret rook (*bied Sagrys een aan wat bedank, en dan aan Faan*).

FAAN: Nee, daardie goed rook ek nie. (*Vir Sagrys*). En oom Jan Greyling se Fries bul het eerste prys gekry op die Pretoria-show.

SAGRYS: So, dit het ek verwag. Man, dis 'n mooi dier.

FAAN: Hy is met alles gelukkig, die ou.

SAGRYS: Hy is regtig gelukkig. Kyk sy gronde. Of daar iets is of nie iets is nie, maar hulle kom prospek en neem sy grond onder

kontrak en hy kry sy geld. En jy sal sien, as hy weer trou, vat hy vir hom nog 'n ryk weduvrou ook. Ek ken mos die ou, hy is agter geld soos 'n paddavanger agter vis.

FAAN: Hoe lank is sy vrou nou dood?

SAGRYS: Al ses maande.

FAAN: Hy soek seker al so hier of daar.

SAGRYS: Wie weet.

HARRY: Het oom gehoor van die moord wat in die koerant staan? Van die man in Charlestown wat sy vrou doodgeskiet het?

SAGRYS: Nee, waaroor het hy dit gedoen?

HARRY: Van jaloersheid, oom.

FAAN en SAGRYS: So? (*'n kort stilte*).

FAAN (*wysgerig*): Party mense is gebore om te moor. Hulle wil en hulle wil en hulle wil en naderhand doen hulle dit.

SAGRYS: Die is eenmaal so (*stilte*).

FAAN: Ek wonder waar die ou nou weer sy oog hou?

SAGRYS: Jy meen ou Jan?

FAAN: Ja hy.

SAGRYS: Ek sê mos vir jou, op die een of ander ryk weduvrou.

FAAN: Of op die een of ander bloedjong nooi.

SAGRYS: Dit moet jy nie van hom dink nie, hy is daarvoor te uitgeslape (*stilte*).

(*Tant Grieta, vrou van Sagrys, 'n langerige donker vrou met klein, vurige swart oë, nie vet of maer nie, nie mooi of lelik nie, kom binne met 'n skinkblad met koffie*).

TANTE GRIET: Middag, Faan.

FAAN: Middag, Griet. (*sy sit die koffie neer om eers vir Harry met die hand te groet*).

TANTE GRIET: Hoe gaan dit?

HARRY: Goed, tante, dankie. Hoe gaan dit met tante?

GRIET: Goed dankie (*sy wil die koffie opneem, maar Harry is haar voor en gee die koffie rond. Tante Griet gaan die kamer weer uit*).

FAAN: Dis dorpsmaniere, maar ek hou daar niks van nie, ek kry maar die liefste my koffie en tee van 'n vroumens. Wat sê jy buurman?

SAGRYS: Ja dit is. Dit smaak eens so lekker. (*Harry kyk bietjie verslae en gaan stil sit*).

FAAN (*na hy sy koffie gedrink het*): Ja man, die ou ryke wewenaars, hulle vat nie sommer 'n vrou wat al op jare is nie. Hulle is ryk, sien jy, en hulle weet, lank kan hulle nie meer leef nie en nou wil hulle nog, so lank daar nog tyd is, die beste en uitgesoekste geniet. Jy sal sien, ou Jan vat vir hom 'n jong, mooi nooi. Ek wed jou dit.

SAGRYS: Laat hom dit doen, dan is hy daar gelukkig mee en die dogter ook, want netnou gaan hy dood en dan het sy al sy goed (*stilte, die mans stop ondertussen weer 'n vars pyp, terwyl Griet die koppies wegneem*).

HARRY: Het oom-hulle gehoor van die winkelier in Bethal wat homself doodgeskiet het?

SAGRYS: Nee, waarom het hy dit gedoen?

HARRY: Oor geldgebrek, oom. Sy besigheid het agteruit gegaan.

SAGRYS: Daar was seker nog wel ander redes ook.

HARRY: Ja oom, dit dink ek self. Party sê dit was van jaloersheid. Sy vrou was almelewe met 'n ander kêrel.

SAGRYS: En toe skiet hy homself dood? Hy was mal. Het hy dan liewers die ander kêrel doodgeskiet. Nee dis nou regtig sleg. Dan skiet ek liewers eers hom en dan my vrou en dan myself dood; maar om jouself alleen dood te maak? Magtig nee. Maar 'n jaloerse mens is 'n mal mens. Jy weet (*vir Faan*), toe ek nog op die dorp gewoon het, gaan kuier ek eendag by 'n kêrel wat ek lankal goed ken. En die kêrel se vrou het met my aangegaan en geskoor en ek het ook maar aangegaan en geskoor tot ek naderhand sien dit geval ons maat nie, en ek hou toe bietjie terug. Nou, sy vrou was regtig vir jou 'n mooi vrou, mooi van lyf ook, groot (*hy wys met sy elmboë dat sy breed was*) maar die kêrel was jaloers op haar, verskriklik. Toe hy my die volgende dag sien, sê hy vir my: Kyk, jy kan na my huis kom net soveel as jy wil en jy is heeltemal welkom, maar jy moet my vrou laat bly. Ek sê vir hom: man, al was jou vrou nog tienmaal mooier, dan sal ek nog nie op haar verlief word nie. Ek het nooit meer na die kêrel se huis toe gegaan nie. Ek het hom baie gesien en hy het dikwels vir my gevra of ek weer wou kom, maar ek het gedink: nee jong, by 'n jaloerse kêrel bly ek weg.

(*Hulle hoor weer 'n fiets ry en algar hang skeef om te sien*

*wie daar kom. 'n Seun hou voor die hek stil, sit sy rywiel neer en sukkel met die hek. Faan gee 'n oogknip vir Sagrys wat opgestaan het om na die deur te gaan. Harry kyk vies en skuif op sy stoel. Die tweede seun kom nou na die deur).*

SAGRYS (*vrolik en luid*): Goeiemiddag, neef Hendrik, kom maar in (*Hendrik, 'n seun van omtrent twintig jaar, klein en rats, vaalrooiharig met 'n skrander, aangename gesig, kom na binne en groet algar, met 'n fyn glimlaggie vir Harry wat verbouereerd raak en kwaad kyk. Hy gaan sit en vra beurtelings algar na die welstand*).

SAGRYS (*vir Hendrik*): Wat is die nuus?

HENDRIK: Nee oom, ek het nie nuus nie.

SAGRYS: Julle lees mos koerante?

HENDRIK: Nee oom, ek lees nie koerante nie.

HARRY: Het oom gehoor van die ongeluk by die spoorwegcrossing? Dit het ek in die koerant gelees.

SAGRYS: Nee. Wat se ongeluk was dit gewees? (*Faan staan op sonder om die verhaal te bly aanhoor; gaan na deur en draai daar om*).

FAAN: Middag!

SAGRYS: Jy loop al?

FAAN: Ja (*Pop kom in met koffie. Sy is nou netjies aangetrek; haar hare het sy nou opgesteek. Sy groet die twee seuns beide met 'n handdruk en 'n glimlag, gaan dan weer weg. Harry draai op sy stoel of hy haar wil volg, maar nie goed durf nie en Hendrik spring al op en loop agter haar aan. Harry bly met 'n nydige gesig sit en kyk terwyl Sagrys hom steelsgewys met 'n spotglimlag beloer. Hendrik kom al gou terug met 'n opgeruimde gesig*).

HENDRIK: Die mielies lyk mooi daar by ons langs oom.

SAGRYS: So? (*gaap*). Ja hier ook. Die mielies is orals mooi.

HENDRIK: Daar sal baie mielies wees hierdie jaar, oom, as daar nie teenspoed kom nie.

SAGRYS (*gaap al weer*): Ja, die is nie altemit nie.

HENDRIK: Die mielies sal net te goedkoop wees, vrees ek, oom, as daar so baie is.

SAGRYS (*lusteloos*): Ja mastig so is dit maar almelewe, as jy baie mielies het, het hy nie 'n prys nie en as hy prys het, het jy nie om te verkoop nie.

HENDRIK: Ja oom, die is oom, nee, die is waar oom (*stilte*). Die koerant sê daar sal vreeslik baie mielies wees die jaar, dit sal 'n rekord-jaar wees vir mielies. (*Sagrys staan op en kyk deur die venster*).

SAGRYS: Gesels julle nog 'n bietjie of loop julle saam kraal toe? Ek moet nou gaan melk, die beeste is hier. (*Al drie staan op en loop uit. Pop kom in en neem die koppies weg, kom weer terug en staan in die deur en kyk na die twee seuns; sy trek 'n half vies, half guitige gesig. Kom weer in die kamer waar sy 'n oomblik besluiteloos bly staan, loer dan deur die venster, trek eers 'n vrolike verbaasde gesig en gee dan 'n dwase sprong, terwyl sy 'n dolvrolike gesig trek*).

POP: Alla josie, hom het ek nie vandag verwag nie. Dis vir jou 'n klug. (*gaan weer deur die venster staan en loer. 'n Seun op 'n fiets kom aan, sit sy rywiel teen die draad, bekyk die heksluiting 'n oomblik en maak die hekkie dan meteens oop, kom in die deur, maar voor hy kan klop, staan Pop voor hom. Sy steek haar twee hande na hom uit en trek hom binne. Hy neem haar in sy arms en soen haar. Sy lê haar vinger waarskuwend op haar mond, en wys na die eetkamer. Dan trek hy haar na die ander kant van die vertrek en soen haar sonder geluid te maak. Voetstappe kom nader en hulle gaan gou sit, ver van mekaar af. Tante Griet kom in en die seun staan op om haar te groet. Dis 'n lang, sterkgeboude seun, donker, van omtrent twee- of drie-en-twintig jaar, met 'n skrander, en ietsie ernstige gesig. Hy is ook netjies aangetrek, met 'n blom in sy knoopsgat. Griet gaan sit en haar oog val op die drie fietse; met haar hand verberg sy die glimlag wat om haar mond kom*).

GRIET: Hoe gaan dit nou met jou pa, Manie?

MANIE: Maar soos altyd, tante, baie sieklik. Werk kan pa niks meer nie en ek moet nou maar alles doen, vanaand is daar nou darem een om vir my te melk.

GRIET (*staan op*): Hier is die melk. (*Vir Pop wat wil opstaan*). Wag maar, Pop, ek sal dit wel alleen doen. (*Griet gaan uit*).

MANIE (*gedemp*): Mag ek vanaand bly?

POP (*vriendelik*): Ja.

MANIE (*met 'n kopbeweging na buite*): Van wie is die bicycles?

POP: Van Hendrik Butler en Harry Viljoen.

MANIE: Wil hulle bly vanaand?
POP: Ja, hulle wil seker bly.
MANIE: Het jy al vir een van hulle belowe?
POP: Vir Hendrik het ek al gesê dat hy kan bly en Harry sal seker ook maar bly.
MANIE (*nadenkend*): Hoe kry ek hulle weg?
POP: Bly tot hulle naderhand ry.
MANIE: Dit sal 'n treurige affêre wees.
POP: Hier kom die twee (*sy gaan uit*).
(*Harry en Hendrik kom binne en groet koel vir Manie; hulle gaan sit*).
MANIE: Kêrels, ek wil vanaand by hierdie dogter opsit.
HENDRIK: Ek ook.
HARRY: Ek was eerste hier (*stilte; elkeen sit diep in gedagte; Pop kom binne met 'n spotagtige glimlag in haar oë, maar haar gesig staan styf*).
MANIE (*vir Pop*): Ons is in die moeilikheid.
POP: Ja?
MANIE: Ons wil al drie by jou opsit.
POP: Nou ja, dis goed.
MANIE: Maar soos die Engelsman sê: ,two is company—three is none.' Wat moet ons maak?
POP: Bly al drie of loop al drie, of laat een van julle bly. (*Manie lag en al drie lag saam*).
HENDRIK: Pop, sê jy nou reguit wie van ons moet bly, my het jy al belowe.
POP: Ek gee nie om nie, elkeen van julle is vir my goed.
MANIE: Nee, sê nou wie moet bly.
POP (*na sy 'n rukkie in gedagte gestaan het*). Julle sal moet stokkies trek; dis al plan wat ek het. (*Sy ontvang 'n dosie vuurhoutjies van Harry, breek 'n paar stukkend*).

Wie die langste enetjie trek, kan bly, die ander moet loop. (*Sy gaan eers na Harry, laat hom trek, dan na Hendrik en dan na Manie. Die seuns vergelyk. Manie het die langste houtjie*).

Nou, Manie, dan moet jy maar bly. En julle kêrels kom julle my ander dag troos, nè, oor ek julle nou nie kan ontvang nie.
HARRY (*neem nukkerig sy hoed*): Nou ja, dan wil ek sommer weer ry. (*Hy groet algar en gaan uit*).

HENDRIK (*op 'n toon van teleurstelling en verwyt*): Pop, ek moet wel gaan, want jy sê dit, maar jy het my darem gekul.

POP: Ag nee, dit het heeltemal ,fairplay' gegaan. (*Hendrik groet en gaan uit. Pop en Manie kyk mekaar aan en altwee lag, Pop met haar hand voor haar mond. Dan wys sy vir Manie die kort houtjie wat in haar hand lê.*)

MANIE (*verwonder*): Het jy vier stokkies gehad?

POP (*laggend*): Ja. Ek moes darem 'n plan maak, dink jy nie?

MANIE: Jy het hulle lekker gekul Pop. (*Hulle staan teenoor mekaar en hou mekaar se hande vas; hulle lag aldeur onbedaarlik met vergeefse pogings om hulle self in te hou.*)

## TWEEDE BEDRYF.

(*Dis aand in die sitkamer van Sagrys. Sagrys, met 'n brandende kers in sy hand en gevolg deur Manie, kom uit die eetkamer, juis klaar met ete, wat jy kan sien aan Sagrys wat opsigtig sy mond met sy tong skoonmaak. Sagrys sit die kers op die tafel en hy en Manie gaan elk op een van die stoele sit. Al twee spits 'n vuurhoutjie met hulle sakmes en begin hulle tande daarmee skoon te peuter. Hulle praat niks nie. Dan stop hulle en begin te rook. Griet kom in en gaan sit op die riempiesbank, maar sy sê niks. Pop kom in en gaan sit by haar ma op die bank. Niemand praat nie*).

GRIET: Ek voel regtig moeg. Die werk is ook so baie, mens werk jou kapot.

POP: Ma moes 'n groot meid kry pleks van die klein meidjie, 'n meid wat alles verstaan, dan kan ma tog bietjie sit.

GRIET: Waar sal ek so'n meid kry? Die meide op hierdie plaas is so bederwe; hulle kom laat, wil weer vroeg weggaan en die hele dag net vreet. En dan bedel hulle om alles; enige ding wat hulle by jou sien, wil hulle jou afbedel, en dan wil hulle nog vyftien sjielings in die maand hê. Magtie, waar sal ek vyftien sjielings kry? (*stilte*). (*Vir Sagrys*): Gaan jy weer hase skiet vanaand?

SAGRYS (*opgeruim*): Ja, ek gaan skiet. Die pot moet kook. Dit moet altoos deur gaan, of dit Sondag is of deur die week, maar die pot moet kook.

MANIE: Hoe gaan dit met oom se jong varke?

SAGRYS: Die goed het ek weggemaak. Ek het nie kos vir hulle nie. Alla genogte, maar die goed kan vir jou vreet. Voor jy iets vir hulle kan kry, het hulle jou skoon opgevreet. Man jy voer hulle dat hulle pense so staan (*wys met sy hande voor sy maag uit*), dat dit 'n wonder is dat hulle nie bars nie en dan hardloop hulle nog agter jou aan om kos te vra. Ek was een môre al beduiweld gewees en toe maak ek my so kwaad dat ek daar 'n hout gevat het en twee van hulle morsdood slaan (*algar lag lekker*).

GRIET (*laggerig*): Maar jy is darem ook te gou die duiwel in party dae.

SAGRYS: Ek het toe maar algar weggemaak vir 'n klein prysie.

MANIE: Ek het myne nog. Ek ry maar karkoere vir hulle aan en dan in die vlei is baie vir hulle te vreet.

GRIET (*terwyl sy haar kop na die eetkamer buk, skreeu*): Sal julle nou gaan slaap of moet ek vir julle aan die slaap kom klop (*glimlaggend vir die ander*) Frans is tog so 'n onbruikbare snuiter, Hy terg almelewe vir Soesie en klein Gert, en Pieter is ook net so 'n kalant (*skreeu weer in die eetkamer*). Netnou klop ek vir julle goed uit, hoor julle deugniete (*stilte*).
(*Opstaande*): Ek wil loop slaap, my oë val toe. Nag Pop, nag Manie (*sy verlaat die kamer*).

POP: Nag ma.

MANIE: Nag tante Grieta (*stilte. Sagrys staan op en gaan in die ander kamer, kom terug met 'n haelgeweer en 'n lamp.*)

SAGRYS: Ek wil kyk of ek weer nie 'n paar van die vervlakste hase kan dood kry nie (*gaan uit. Manie spring op en gaan sit met sy arm om Pop se skouers. Sy lê haar kop teen sy skouer en so sit hulle 'n paar oomblikke sonder iets te sê*).

POP: Moeg van die baie werk, Manie?

MANIE: Nie te erg nie.

POP (*haar kop langs sy skouer skurend*): Arme Manie.

MANIE: Ag nee, ek hou van baie werk (*stilte. Manie liefkoos Pop se kaal arm*).

MANIE (*kyk Pop verliefd aan*): Daar is geen mooier nooi in die hele Transvaal as jy nie, Pop.

POP: Ek is nie so mooi as jy dink nie, jong.

MANIE (*stryk met sy lippe langs haar gesig en snuif die reuk van haar hare in*). Pop jong, ek hou darem regtig baie van jou. Toe jong, wanneer sê jy vir my dat jy my wil hê?

POP: En sê nou ek sê ek wil jou hê?

MANIE: Dan wil ek ouers vra.

POP (*verskrik*): Ouers vra? Jy kan nie ouers vra nie.

MANIE: En hoekom dan nie? Ek is mos nie meer 'n kind nie, en jy ook nie.

POP: Jy kan mos nog nie trou nie, Manie.

MANIE: Ek kan. Wat sou my kan keer?

POP: Waarvan moet jy leef as jy trou? Jy het mos nog nie 'n boerdery nie. Jy het nie 'n wa nie, nie 'n span osse eers nie, nie grond nie, nie skape nie; 'n klompie varke, dis al.

MANIE: Maar ek het mos my pa se boerdery? Hy is te sieklik om te werk. Ek regeer daar alles, dis net so goed of dit myne is, alles wat daar is. Ek sal tog by my pa moet bly al het ek my eie grond.

POP: Dit sal darem nie lekker wees nie, julle huis is reeds te klein vir julle en jou pa se besitting is tog ook waarlik te gering vir twee families om op te bestaan. Nee Manie, jy is regtig te haastig, jong, jy kan nog nie trou nie, jy moet eers iets hê.

MANIE (*nors*): Wat hê?

POP: Om van te leef.

MANIE (*nog norser*): Wat om van te leef?

POP (*ongeduldig*): Ek weet nie.

MANIE (*vies en mismoedig*): Jy wil hê ek moet ryk wees eer ek vir jou kan vat, nè?

POP: Ek wil nie hê jy moet juis ryk wees nie, maar ek wil tog ook nie dat ons ligverdig die armoede moet ingaan nie. Wat moet ek eet as daar nie kos is nie? Kaboemielies? Wat moet ek aantrek as jy nie kan klere koop nie? Altyd weer maar my ou verflenterde rokke? Waar kan ek heengaan as jy nie 'n ryding het nie? Altyd maar by die huis sit?

MANIE (*kwaad en treurig*): Jy praat nou pure bog. Kos sal ek vir jou hê, jy hoef glad nie te dink dat ons so arm is nie; en klere ook net so goed as al die ander vrouens hier, en 'n ryding sal jy hê, die verseker ek jou (*stilte, hulle sit nukkerig langs mekaar*).

(*Wantrouend*): Is ek soms jou handperd? Is daar 'n ryker een wat na jou vry? (*kyk haar ondersoekend aan*). Kyk (*parmantig*) ek sê vir jou ek wil nie jou handperd wees nie, as daar 'n ander een is wat jy die voorkeur aan gee, dan gee ek pad.

POP (*haar skouers ophalend*): Jy praat nou pure twak. Jy weet goed genoeg dat ek jou nie vir 'n handperd sal gebruik nie, dat daar net een seun op aarde is wat ek wil hê en dis jy, maar daarom moet jy tog weet dat ek nie sommer ligverdig die ellende sal tegemoet gaan nie. Ek weet wat armoede is en hoe bitter dit is en as 'n man wil trou, meen ek, moet hy eers voorsiening maak.

MANIE (*vat haar om haar lyf en steek sy kop in haar gesig*): Ekskuus, Pop, ek is 'n ou buffel, maar ek het jou magtig lief en kan amper nie meer wag om jou weg te vat na ons toe nie. (*Pop streel sy wange en so sit hulle 'n rukkie sonder woorde. Dan hoor hulle Sagrys tuiskom en laat mekaar skielik los.*)

SAGRYS (*met geweer, lamp en drie hase*): So, julle is nog wakker, nè?

POP: Pa is gou-gou weer terug. Pa het darem weer geluk gehad.

SAGRYS (*bekyk met trots die hase*): Ja, die pot kan weer kook. Een vervlakste haas wat ek gekwes het, kon ek nie in die hande kry nie, hy was seker te naby sy gat. Maar daar waar ek hom gekwes het, was ook so baie gate dat dit geen wonder is dat hy weggeraak het nie. Hy het natuurlik 'n slegte skoot gehad. Nou lê hy daar seker en vrek en ek het niks van hom nie.

MANIE: Hy kan nou darem geen kwaad meer in die lande doen nie.

SAGRYS: Maar hy kan nou ook nie meer in my pot kom nie.

POP en MANIE: Ha! ha! Ja oom. Ja pa. Die is eenmaal.

POP: Altemit word hy weer gesond, pa, en kan pa hom later skiet.

SAGRYS: Mog dit waar wees (*na 'n kort stilte*). Ek is nou so vaak dat ek wil val. Ek loop slaap nou maar. Nag Manie (*groet hom met die hand*), nag Pop; jy moet darem nie vir Manie te lank wakker hou nie, jong, hy is ook moeg, ek sien dit.

MANIE (*skaapagtig*): Ha! ha!

POP: Ek sal hom netnou die deur uitskop, pa.

MANIE: Ha! ha!

SAGRYS: Dis goed. Nou ja, nag.

POP en MANIE: Nag pa, nag oom. (*Sagrys gaan uit. Manie gaan weer dig langs Pop sit*).

## DERDE BEDRYF.

*(Dis Saterdagmiddag in die eetkamer van Sagrys. Sagrys. Griet, Pop, Soesie ('n meisie van omtrent veertien jaar) en nog drie broertjies sit om die tafel waar 'n stuk stukkende tapyt oorheen lê en wat gedek staan met brood, pap, pampoen, melk en suiker. Regs staan 'n deur oop waardeur jy op die werf agterkant die huis kyk. Daar staan 'n emmer en 'n kastrol en loop hoenders; verder sien jy 'n paar vernielde perskebome en die veld in die hitte van die somerse middagson. 'n Ander deur in die agterste muur lei na die sitkamer en staan ook oop. In die eetkamer staan kiste met velle op, riempiesstoele, ook 'n paar veldstoeltjies. Daar is in 'n hoek 'n tafel met koppies en melkkan en 'n wit doek daaroor, maar so dat mens die koppies gedeeltelik kan sien. Links is 'n venster sonder gordyn. Een van sy ruite is uit en daar is 'n stukkie plank gespyker. Die grond is swart gemaak met olie en gesmeer met mis. Griet skep vir elkeen 'n bord kos op en Sagrys sny met 'n tafelmes brood. Almal wag nog behalwe een van die seuntjies wat al begin te eet.)*

GRIET (*half kwaad vir die seuntjie*): Kan jy nie wag nie, nè? (*die kind wag verskrik*).

SAGRYS (*sit die brood neer*): Toe eet maar (*almal begin te eet*).

POP: Ek wonder wanneer sal pa ons weer 'n stukkie vleis bring.

GRIET: Ek wonder ook. Hy beloof dit al dae, maar jy kry dit nooit nie.

SAGRYS (*goed gehumeur*): Vrou, die vleis is skaars, jy weet, maar glo my, ek sal jou een van die dae 'n mooi stuk vleis bring.

POP: Ek wens pa was ryk, dan eet ek alle môres, middae en aande vleis.

GRIET: Ek wens jy is ryk. Ek wens jy trou ryk, dan kom ek by jou vleis eet.

POP (*geraak*): Maar as ek ryk is, sal ek mos vir ma vleis stuur.

GRIET: Jy sal? Nou, dan wens ek jy is vandag al ryk getroud.

SAGRYS: Wat? Sy ryk getroud? Sy sal die armste seun vat wat daar is. Van al die seuns wat na haar vry, is die een al armer as die ander; ek sien ek sal later nog vir hulle moet kos gee.

POP: Ag nee pa, maar so sleg sal dit tog nie wees dat ons nie eers vir ons self kos het nie.

GRIET (*half in skerts en half in erns*): Die beste is, jy laat al die seuns staan en jy vat vir oom Jan Greyling.

POP (*verwonder*): Oom Jan Greyling, ma? Wil hy my dan hê?

GRIET: Ja seker wil hy. Ek sien goed wat hy kom maak. Glo jy dan hy sal al dae hier kom sit en gesels as hy nie daar 'n bedoeling by het nie? Jy sal sien een van die dae vra hy vir jou om met hom te trou.

POP: Maar ek sal dit mos nooit doen nie. Ek sal so'n ou kêrel vat? (*gooi veragtelik haar kop in die nek*). Moenie glo nie.

SAGRYS: Maar julle moenie so praat nie. Julle praat of daardie ou-kêrel al hier was om vrou te soek. Hy sal nie vir Pop vra nie, hy sal vir hom liewers 'n ryk weduvrou uitsoek as om 'n arm jong meisiekind te vra en dit sou hom ook baie beter staan en sou ook baie verstandiger wees daarby (*daar is 'n stilte; die twee grootste seuntjies begin te fluister en Sagrys hoor wat hulle sê*). Ja, julle praat alweer oor kleiosse maak nè? Julle kan liewers die bokke uit die land hou, julle slegte. Vanmôre was hulle alweer daar. Pas op vir julle, julle met julle kleiossse-gemakery (*Die kinders bly doodstil. Iemand kom die voorstoep op en Griet, Soesie en Pop hang skeef om te kan sien wie daar is. Sagrys staan op en loop deur die sitkamer na die voordeur. dan sê hy so hard dat mens hom in die eetkamer goed kan verstaan*). Middag, oom Jan, kom in, oom Jan. (*Griet kyk met 'n blik van verstandhouding na Pop*).

OOM JAN GREYLING (*minder luid, maar tog ook verstaanbaar in die eetkamer*): Middag, neef Sagrys.

SAGRYS: Wil oom afsaal?

GREYLING: Nee dankie.

SAGRYS: Ons eet nog, oom Jan. Sit maar 'n bietjie, oom. Of wil oom Jan maar by ons in die eetkamer kom sit?

GREYLING: Ek kan maar daar kom. (*Sagrys en Greyling kom die eetkamer in. Greyling is 'n middelmatig groot, tamelik swaar man, met donkerbruin, goedversorgde kort baard wat begin grys word. Hy lyk so omtrent vyftig. Sy uitsig is nie al te vrindelik nie en hy praat bedaard, bietjie kort-af*).

(*Vir Griet wat wil opstaan*): Sit, nig Grieta, eet julle eers klaar.

SAGRYS (*terwyl hy gaan sit*): Sal oom Jan saameet?

GREYLING: Nee dankie, ek het laat gebrekfis (*stilte; algar eet*).

SAGRYS (*met sy mond vol*): Dis warm, oom.

GREYLING: Ja, dis regtig warm.

SAGRYS: Staan oom se perd in die son?

GREYLING: Ja, maar dis niks.

SAGRYS: Sal ek hom nie in die koelte laat vasmaak nie, oom?

GREYLING: Nee, laat hom maar daar by die hek staan.

SAGRYS: Die saal word so danig warm, oom.

GREYLING: Ja, dit is.

SAGRYS (*vir die grootste seuntjie*): Frans, trek oom Jan se perd in die koelte en maak hom daar iewers vas (*die seun gaan uit*).

GREYLING (*na 'n stilte*): Dis waarlik 'n geseënde mieliejaar vanjaar, jy sien die mielies sommer groei. Net waar jy kom, orals is die mielies ewe pragtig. Ek was dié week uit na my grond in Standerton, maar orals langs die pad lê die mielies soos groot blou banke. Dis te lieflik, daar waar ek was, op Vaalwater self, ook. Ek het dit amper nog nie so gesien nie. Daar sal hierdie jaar regtig baie mielies wees.

SAGRYS: Ja oom, maar jy sal sien, hy sal natuurlik weer nie 'n prys hê nie.

GREYLING: Wie weet as mens net 'n bietjie vashou.

SAGRYS: Ja maar vashou kan jy ook nie altyd nie, 'n mens is maar bly om weer 'n paar sjielings te kan maak.

GREYLING: Ja, dit is. (*Soesie staan op en gee melk*).

SOESIE (*vir Greyling*): Of wou oom liewers tee gehad het?

GREYLING (*bly sit, terwyl hy die koppie aanneem*): Nee dankie, dis goed so.

SOESIE (*vriendelik*): Daar is tee oom. Ma drink ook nie melk nie.

GRIET: Nee melk wil met my nie akkordeer nie.

GREYLING: So? (*Sagrys en die ander doop hulle brood in hulle koppies*).

SAGRYS (*kyk rond en sien dat algar klaar is met ete*): Julle wil niks meer gebruik nie? Nou ja, dan kan ons maar terug sit (*hy skuif sy stoel agteruit en haal sy tabaksak uit*). Wil oom Jan stop? (*Greyling neem swygend die tabaksak aan en bied syne aan Sagrys. Die mans stop hulle pype. Die kinders gaan algar uit, behalwe Soesie en Pop wat die tafel afdek. Griet*

*sit ook teen die muur om te luister na die geselskap*). Ek hoor oom se Fries bul het die eerste prys gevat op die ,show.'

GREYING: Ja, en ek dink dit verdien hy. Daar was ander mooi bulle ook darem.

SAGRYS: En oom se Afrikaner bul?

GREYLING: Die het 'n tweede prys gekry.

GRIET: Oom is gelukkig.

GREYLING: Ja, maar ek voel darem ontevrede oor die Afrikaner bul, ek meen die moes ook 'n eerste prys gekry het.

GRIET en SAGRYS: Ja oom?

GREYLING: Mens sien darem mooi goed op die tentoonstelling. Daar is vir jou perde, pragtige diere. Ek het my daar staan en verkyk. (*Pop het ook kom sit en Soesie is uit. Griet staan op en gaan ook uit*).

GREYLING (*vir Pop*): En hoe gaan dit dan nog met jou, Pop; die jongkêrels kom seker baie kuier, nè? Ha! ha!

POP (*bietjie skaam, luid en skel*): Oom, ek is al moeg vir hulle, hulle pla my te veel.

GREYLING: Ha! ha! Ek kan dit verstaan; die seuns is nie dom nie.

SAGRYS: Sal ons nie in die ander kamer gaan sit nie? (*hy maak ewewel geen beweging om op te staan nie, sit bietjie lui met sy bene ver op die vloer*).

GREYLING: Nee, nie wat my aangaan nie; ek sit hier goed.

POP (*wat deur die deur na buite kyk, luid*): Daar gaan die bokke weer land toe.

SAGRYS (*spring kwaad op*): Die ellendige bokke (*staan in die deur en skreeu*): Frans! Frans! (*praat in die kamer*). Hy is seker weer aan sy kleiosse (*na buite al kwaaier*) Frans! Frans! (*in die kamer*) Die slegte seun van my, ek sal hom darem eendag 'n goeie loesing moet gee vir daardie gespelery van hom (*buite*) Frans! (*in die kamer*) Dan moet oom Jan my 'n oomblikkie verskoon, ek moet darem die bokke daar keer.

POP (*staan op*): Laat ek dit doen, pa.

SAGRYS: Nee, sit jy maar, die son is al te warm (*gaan haastig uit*).

POP (*weet nie goed waaroor te gesels nie, voel bietjie ongemaklik*): Alla, dis darem warm, oom.

GREYLING: Dis regtig warm, maar my hart is ook warm. (*Pop sê*

*niks en kyk op haar hande*). As ek jou sien en as ek aan jou dink, word my hart warm. (*Pop sê niks, kyk na buite*).

POP: Die bokke pla regtig. Pa moet hulle ver gaan keer.

GREYLING: Ek wens jou pa bly nog 'n ruk weg, want ek kry so selde die kans om jou alleen te sien. (*Pop gee nie antwoord nie, niks aan haar verraai wat sy dink nie*).

GREYLING (*kom op 'n stoel naby haar sit en neem haar hand*): Pop, sien jy nie kans om van so'n ou-kêrel soos ek is 'n bietjie te hou nie? (*Pop sê niks, kyk na die grond. Greyling vat haar hand in sy twee groot hande, bring sy kop 'n bietjie nader*). Dink bietjie, Pop, sien jy geen kans om 'n klein bietjie, al is dit maar 'n klein bietjie, van my te hou nie?

POP (*sag*): Ek weet nie, oom.

GREYLING: Ek is so allenig altyd en ek dink maar aldeur aan jou. Kom maak my gelukkig, Pop; sê jy wil 'n bietjie liefde terug gee vir al die liefde wat ek vir jou het.

POP: Ek is glad te jonk, oom. Ek is mos nog maar 'n kind en oom is al oud.

GREYLING: Ek is te oud vir jou, ja, jy is jonk en mooi en ek is al 'n ouerige man, maar ek glo nie daar is een wat meer van jou hou nie. Ek wil alles doen om jou 'n vrolike lewe te gee, Pop; alles wat geld kan koop, wil ek vir jou gee, kom net en bring weer 'n bietjie son en liefde in my huis.

POP (*verskrik*): Hier is pa. (*Greyling gaan haastig op die stoel sit waar hy eers gesit het. Sagrys kom binne, tel sy hoed op en vee die sweet van sy voorkop, hy gaan sit*).

SAGRYS: Die verbrande seuns, ek sal hulle darem woel. Hulle moet die bokke dophou, maar die hele dag lê hulle en speel met beesmis en kleiosse. Die vervlakste bokke, hulle temteer 'n mens. (*Vir Pop*). Toe, Pop, maak vir ons koffie. (*Pop gaan uit na die kombuis*).

GRIET (*kom binne*): Dis vir jou darem onuithoudbaar warm, kyk hoe sweet ek (*stryk haar hand oor haar voorkop*).

GREYLING: Kon jy darem 'n bietjie slaap?

GRIET: Nee wat, ek wou probeer, maar die nare vlieë wou my nie 'n kans gee nie.

SAGRYS: Ek steur my nie aan 'n vlieg as ek wil slaap nie, ek laat hulle maak soos hulle wil, maar ek slaap.

GRIET: Jy is gelukkig, maar ek kan geen vlieg op my gesig verdra nie. Maar julle mans sit mos julle hoede op julle gesig, maar ek kan dit nie, as ek dit doen, wil ek versmoor (*almal draai hulle kop want daar is 'n klop aan die voordeur. Sagrys staan op*).

SAGRYS (*vrolik en luid*): So, Harry man, kom binne. Hoe gaan dit?

HARRY: Goed oom, dankie, en met oom?

SAGRYS (*grapperig, want Harry is op die fiets*): Afsaal?

HARRY: Ha! ha! Nee oom. My bicycle saal ek liewers nie af nie, oom.

SAGRYS: Ons sit in die eetkamer, kom saam; dis daar nie so warm as hier nie. (*Hy kom met Harry in. Harry groet algar met die hand en gaan sit*).

HARRY: Hoe gaan dit met Tante?

GRIET: Goed, en met jou?

HARRY: Nog gesond, tante.

GRIET: En met jou mense?

HARRY: Ook nog gesond tante. (*Vir Greyling*). Hoe gaan dit met oom? (*Hy kyk nuuskierig na Greyling asof hy iets besonders aan hom geware*).

GREYLING (*kortaf*): Ook nog gesond (*kyk ontevrede na Harry*).

HARRY (*vir Sagrys*): Dis regtig warm, oom.

SAGRYS (*lewendig*): Dis vir jou regtig warm.

HARRY: Ja oom, dis al te warm (*stilte*). (*Vir Greyling*). Ek sien in die koerant dat oom se Fries bul die eerste prys gekry het.

GREYLING (*nors*): Ja.

HARRY: Maar ek sien dat oom se Afrikanerbul net maar 'n tweede prys gevat het.

GREYLING (*amper onbeskof*): Ja. (*stilte*).

*Pop kom in met koffie, groet Harry met die hand. Harry vat die skinkblad en gee die koffie rond. Greyling neem die koffie met 'n nydige gesig aan. Hulle drink in stilte. Harry sit sy koppie op die tafel en kyk vir Pop, wink vir haar met sy kop dat hulle moet uitgaan waarop Pop opstaan en die huis verlaat, dadelik gevolg deur Harry*).

GREYLING: Is dit Gert Viljoen se seun?

SAGRYS: Ja.

GREYLING: Dit lyk of hy koerante lees?

SAGRYS: Dis al wat hy doen; sigarets rook en koerante lees.

GREYLING: So is mos die teenswoordigse seuns. Wat van die land moet word op dié manier, weet ek nie.

SAGRYS: Ja oom. Hulle wil net sports en danse hê en rondry om te vry en by die huis lê hulle koerante en lees.

GREYLING (*na 'n kort stilte*): Ons is nou 'n oomblik alleen en ek wil graag vertroulik met julle praat, want ek het 'n groot ding kom vra.

SAGRYS: Ja oom wat is dit?

GREYLING: Ek wou julle versoek of julle my wil toestaan dat ek na Pop vry. Ek is 'n man van in die vyftig jaar en julle dogter is nog baie jonk, maar julle weet liefde laat hom nie keer nie (*stilte, Sagrys en Griet wag maar*). Dit lyk snaaks vir 'n man van my jare om na so'n jong meisiekind te wil vry, ek het ook al baie maal so teen myself gesê, maar dis verniet, ek kan haar nie uit my gedagte sit nie en so het ek dan ten leste maar gekom om julle toestemming te vra dat ek met haar praat.

SAGRYS (*na 'n stilte waarin hy en Griet diep skyn na te dink*): Oom Jan, ek en my vrou sal eers nog wat nadink oor hierdie saak. aleer ons jou 'n antwoord kan gee. Dit is wel iets waaroor Pop self sal moet beslis, maar tog is die ding te belangrik om daar sommer meteens 'n opinie oor te kan gee. Ons sal eers met Pop daaroor praat, sy is jonk en sou altemit te haastig wees in haar besluit. Maar my mening is: dit bly haar saak, sy moet weet wat om te doen.

GRIET: Dit is my gedagte ook.

GREYLING: Ek dank julle dan sover (*staan op*). Dan wil ek nou maar weer ry (*skynbaar opgelug en met goeie moed neem hy afskeid en gaan deur die sitkamer met Sagrys uit. 'n Oomblik later kom Sagrys terug en gaan staan in die buitedeur van die eetkamer na die wegry van Greyling en kyk; Griet kom by hom staan, haar hand op sy skouer*).

SAGRYS (*vrolik*). Daar ry die ou. (*Hulle staan 'n ruk in swye hom en nakyk, dan slaan Sagrys homself op die been en lag 'n vrolike lag*). Ek sien hom al stap met Pop by hom, so'n jong meisiekind en hy al 'n man wat begin wit word; malle vent (*meteens ernstig*). Maar wat, hy sal goed vir haar wees en

jou hele lewe arm te wees is tog ook al te swaar. (*Hulle gaan sit. Pop kom binne, skynbaar enigsins ontstemd*).

GRIET: Waar is dan jou jongkêrel?

POP: Hy het gery.

GRIET: Het hy dan nie weer gekom om op te sit nie?

POP (*nog ontstemd*): Natuurlik het hy daarvoor gekom, ma, hy wou seker voor die ander hier wees dat hy so vroeg kom, om my die eerste te kan vra. Maar ek het hom gesê dat ek nie wil nie. Ek is al so moeg vir die vent. Maar hy sal seker nie weer kom lol nie, ek glo nie.

SAGRYS: Net nou is daar weer 'n andereen.

POP (*haar kop in haar nek, minagtend*): Vir my part kan hulle maar kom, ek is ,game' vir hulle.

SAGRYS (*ernstig*): Pop, sit so'n bietjie, my kind. (*Pop gaan sonder iets te sê, sit*). Oom Jan het ons gevra of hy na jou kan vry.

POP (*na 'n stilte*): Wat dink pa en ma daaroor?

SAGRYS: Nee, ek weet nie; ek wil juis weet wat dink jy self daaroor?

GRIET: Ek weet alleen dat hy oud is, maar hy is ryk ook en dat al die seuns wat na jou kom vry, algar so arm is dat hulle niks het nie.

POP (*klaend*): Maar moet ek dan so'n ou man gaan vat puur vir sy geld?

GRIET: Ek sê nie jy moet dit doen nie. As jy nie lus vir hom het nie, laat hom staan; ek wil jou graag nog lank by my hou.

SAGRYS: Kyk Pop, luister nou mooi, my kind. Jy is agtien jaar, jy het jou verstand, jy sal weet wat om te doen. Ek kan geen raad gee nie want ek kan nie in jou hart lees nie. Is daar 'n jongkêrel wat jy opreg liefhet, laat dan die ou staan, want dan sal jy swaar kry want die verlange sal te bitter wees. Maar armoede is ook swaar. As jy elke maal as jy 'n paar sjielings nodig het, moet gaan leen by ander mense, as jy sien dat baie mense jou verag omdat jy arm is, as jy skaam voel om tussen ander mense te kom oor jy amper nie klere het nie, as jy almal nodig het en geen mens jou ag nie, my kind, dan wens ek tog dat jy nie jou lewe in armoede sal moet deurgaan nie.

POP (*baie bedruk*): Sal ek hom dan maar vat, pa? Dan kan ek vir pa en ma ook help?

SAGRYS: Nee kyk, jy moet nou nie dink dat ek jou wil bang maak vir armoede en jou wil aandryf om daardie man te vat nie. Ek laat jou net altwee die kante sien (*kyk na buite*). Kyk, hier kom ons buurman (*Pop staan op en gaan uit, Griet ewe later ook. In die deuropening verskyn Faan*).

SAGRYS (*staan op, lewendig*): Kom in, ou swaer, sit maar.

FAAN (*het gaan sit*): Oom Jan Greyling was hier, het ek gesien.

SAGRYS: Ja, die ou was hier.

FAAN (*wys guitig sy vinger vir Sagrys*): Wat het ek jou laas nog gesê, ou broer? Ek het gesê dat die ou vir hom 'n jong nooi sal soek, en hier is hy.

SAGRYS: Hoe meen jy?

FAAN: Dink jy hy kom hier so baie net vir jou? O nee, maar so dom is jy darem ook nie, ou broer, jy sien ook wel wat die ou se bedoeling is.

SAGRYS: Nou ja, en wat daarvan?

FAAN (*leun verbaas terug in sy stoel, sy mond wyd oop van verwondering*): Maar jy sal tog nie jou dogter vir so'n ou man gee nie?

SAGRYS: Ek weet nie, as sy wil.

FAAN (*skud sy kop verbaas*): Nou verstaan ek jou nie, man, ek het gemeen jy weet meer van die lewe as dit.

SAGRYS: Kyk om jou heen, man, sien jy nie? Baie dogters vat vir hulle kêrels waarvan jy voor jou siel weet dat hulle nie kan liefde hê nie. En tog, dis goeie huwelike. Hulle is tevrede, man. Hulle het wat hulle wil hê; 'n goeie lewe vir hulself en 'n goeie lewe vir hulle kinders.

FAAN (*halsstarrig*): Dit mag so wees, maar ek sê vir jou as jy daardie gawe meisiekind van jou met daardie ou wewenaar laat trou, is jy 'n ,fool,' dit sê ek jou reguit.

SAGRYS: En ek sê (*hulle draai hulle kop na die deur, hoor Pop aankom. Sagrys, fluisterend*). Hier is sy.

FAAN (*staan op*): Ek wil maar weer loop.

SAGRYS (*staan op*): Ek loop sover saam. (*Hulle gaan by die sydeur uit. Pop kom by die ander deur binne en staan 'n oomblik stil in gedagte. Sy het 'n rok aan met knopies*).

POP (*gaan met haar vinger langs die knope*): Liefde—? Geld? Liefde? Geld? Liefde? Geld? (*Skud haar kop heftig*). Nee ek wil nie.

(*begin weer*): Geld? Liefde? Geld? Liefde? Geld? Liefde—- (*staan weer in gedagte. Tel haar kop op om te luister. Daar is 'n klop aan die voordeur. Sy loer om die hoek, dan met 'n glimlag en haar vinger op haar mond, kruip sy weg agter die deur. 'n Aarselende stap kom aan. Dis Manie. Hy loer in die eetkamer en kom na binne. Pop spring van agter op hom en slaan haar hande om sy nek. Hy gryp haar en gee haar 'n lang soen.*)

## VIERDE BEDRYF.

(*Dis Saterdagmiddag. Sagrys sit in die sitkamer en rook. Deur die oop deur sien jy die veld in die kleure van die laat somer. Sagrys lyk minder opgeruimd as anders. Aan die deur verskyn Faan*).

SAGRYS: Kom in, buurman. (*Faan kom binne*). Sit maar.

FAAN: Waar is Griet heen?

SAGRYS: Sy en Pop is met oom Jan dorp toe.

FAAN: Hulle maak nou reg vir die bruilof?

SAGRYS: Ja, oom Jan het hulle kom haal om een en ander te gaan koop om die huis bietjie anders te laat lyk.

FAAN: Die ou is nie suinig nie?

SAGRYS: Nee, dit is hy seker nie. Hy sien nie op 'n vyftig pond nie. Hy sê Pop moet koop wat sy wil hê, sy hoef nie op geld te sien nie. Hy is regtig goed, die ou. Hy het nou ook 'n nuwe motorkar gekoop dat hy Pop bietjie kan rondry as hulle eers getroud is.

FAAN: Ja, geld is 'n verleidelike ding. Maar man, ek voel darem maar jammer vir Pop. Ek ken jou nou al so lank en ons was altyd sulke goeie vriende gewees dat ek maar reguit met alles uitkom en ek sê ek voel jammer, regtig jammer. Ek vrees jy sal later spyt wees. Jy moes dit nie so ver laat kom het nie, man; jy moes haar dit ontraai het.

SAGRYS (*haal sy skouers op*): Ons het al meer hieroor gesels, ou swaer, en jy weet my gevoelens hieromtrent. Ek het haar

nie geraai nie, ek het haar nie belet nie, ek het gesê: kies vir jouself.

FAAN: 'n Huwelik soos ek dit vir my dogter sou wens, is dit nie.

SAGRYS: Jy weet nie wat regtige armoede is nie, man. Ek weet. Jy het jou eie stukkie grond. Ek woon op 'n ander man syne. Jy het altyd tog jou nodigste dinge gehad, maar ek nie. Ons het partymaal tye gehad dat ons weke lank niks anders te ete gehad het as skone mieliepap nie, en die meel moes ons dan nog leen. Baie maal was my vrou so uit klere dat as daar mense kom, kruip sy weg. En met die seuns wat na Pop gevry het, sou dit nog erger gewees het. Hulle het geeneen iets op aarde nie. Hulle is jonk, ja, maar dis ook al punt in hulle voordeel.

FAAN: Lyk Pop tevrede?

SAGRYS: O ja, sy lyk heeltemal tevrede (*stilte*). *Hulle rek hulle nekke; Manie is daar. Sagrys staan op, tamelik koel*). Dag, Manie. Kom maar binne.

MANIE (*bedruk*): Dag oom (*kom binne, groet Sagrys en Faan met die hand en vra hoe dit gaan. Faan staan op*).

FAAN: Ek wil weer loop. Middag! (*gaan uit*).

MANIE: Waar is Pop, oom?

SAGRYS: Sy is nie by die huis nie.

MANIE (*teleurgestel*): So, oom?

SAGRYS: Sy is met haar ma dorp toe.

MANIE: Ja oom. (*Soesie kom met koffie en hulle drink in stilte*).

MANIE: Mag ek vir oom iets vra?

SAGRYS (*versigtig*): Ja, toe maar.

MANIE: Is dit waar dat Pop met oom Jan Greyling gaan trou; ek het so gehoor? Ek wou haar liewers self gevra het, oom, maar ek kry haar die laaste tyd nooit te sien nie.

SAGRYS: Ja, dis waar.

MANIE (*parmantig*): Ek dink dis 'n groot ,mistake,' oom

SAGRYS (*skamper*): Jy dink so?

MANIE: Ja oom, ek dink dis 'n groot ,mistake.'

SAGRYS: So, en hoekom dink jy so?

MANIE: Oor sy nie van oom Jan hou nie, oom.

SAGRYS: Hoe weet jy?

MANIE (*staan op en slaan hartstogtelik met sy vuis op sy bors*): Oor sy hierdie man lief het.

SAGRYS: Jy is seker daarvan?

MANIE: Ek is, oom. Ek is daar so seker van as van iets op die wêreld. Het oom-hulle haar haar eie wil laat volg, dan sou sy nooit met daardie ou vent trou nie.

SAGRYS: Stadig, matie, stadig asseblief. Oom Jan is nie 'n ou vent nie, hoor.

MANIE: Ekskuus, oom.

SAGRYS: Jy meen ons dwing haar daartoe?

MANIE: Nie dwing nie, dit glo ek nie, maar raai, en so'n liewe saggaardige meisiekind as sy is, laat haar natuurlik gemaklik van haar ouers ompraat.

SAGRYS (*bietjie vies*): Nou, my seun, luister nou mooi en verstaan nou mooi, hoor. Ek wil jou nou duidelik maak. Jy sê Pop hou van jou en nie van oom Jan nie.

MANIE: Ja oom, dit sê ek, want ek weet dit.

SAGRYS: Nou wag nou. Jy sê sy hou van jou. Jy het nou al 'n jaar lank na haar gevry. Amper alle Saterdae was jy hier en het jy 'n kans gehad om haar liefde te wen en nooit het ek 'n klip in jou pad gerol nie. Ek het jou eerlik 'n kans gegee net soos enigeen van die ander seuns. Ek het nooit vir Pop gesê: vat hom of vat hom nie, vat hierdie een en laat daardie een staan. Ek het haar volkome vrygelaat en het haar nooit gehinder met een van julle nie. Sy was in hierdie dinge volkome haar eie baas. En oom Jan het gekom en het na haar gevry en ek het teenoor hom dieselfde gedoen. Ek het my daar nie in gemoei nie; ek het hom 'n kans gegee om Pop om te haal nes ek vir jou en al die ander 'n kans gegee het. Ek het Pop laat uitsoek wat vir 'n man sy wil hê. Dat sy nou vir oom Jan kies en nie vir jou nie, is nie my skuld nie (*sagter*). Ek is jammer vir jou, Manie, ek het jou altyd graag gesien, maar ek laat Pop vry om te doen wat sy wil. Nou nog as sy vandag sê: ek is jammer dat ek oom Jan belowe het, ek wil liewers Manie hê, dan sal ek nog sê: Pop, jy is baas oor jouself, doen wat jy die beste oordeel (*hy gaan weer sit en Manie ook*).

MANIE (*moedeloos*): Oom Jan se geld het gewen, maar nie hyself nie.

SAGRYS: Maar sê my nou eerlik, kon jy haar getrou het?

MANIE: Ek sou haar seer seker getrou het.

SAGRYS: Ja jy sou, maar kon jy?

MANIE: Ek is wel arm, maar ek sou darem haar 'n lewe kan gee.

SAGRYS: Nee, jy weet ook self, jy kan nie. Jy het nie 'n bestaan nie, jy het — ekskuus dat ek reguit praat — niks om mee te boer nie.

MANIE (*heftig*): Meen oom dan dat rykdom 'n mens gelukkig kan maak?

SAGRYS: Of rykdom jou gelukkig kan maak, weet ek nie, maar dat armoede jou magtig ongelukkig kan maak, dit weet ek maar al te goed.

MANIE (*treurig*): Ek het darem nooit kon glo dat Pop my sou laat staan nie. (*Stilte. Manie kyk droewig na die grond. Sagrys rook sy pyp. Hulle luister en hoor 'n motorkar. Sagrys staan op om te kyk. Effens later kom oom Jan met tante Griet en Pop binne, algar aangetrek soos van 'n reis. Griet en Pop soen vir Sagrys en groet Manie. Oom Jan groet ook. Die vrouens loop deur na die eetkamer*).

SAGRYS: Sit, oom Jan.

GREYLING: Nee dankie, ek wil sommer weer ry. Ek wil net 'n paar goedjies laat indra (*hy gaan na buite, roep vir sy kaffer en loop die stoep af*).

SAGRYS (*vir Manie*): Ekskuus so'n oomblikkie, nè? (*gaan ook uit, mens hoor hulle effens later in die agterkamer inkom en dan hoor jy Greyling met Griet en Pop praat en dan groet. Greyling verlaat die huis langs die agterkant. Sagrys kom weer in en maak die eetkamer se deur toe*). Nou kyk, ek moet gaan melk, bly nou hier en praat self met Pop as jy wil. Ek wil jou wys dat ek haar glad nie wil beïnvloed nie. Vra haar self hoekom sy oom wil vat. En kan jy haar nou nog omhaal, dan sal ek sê: goed, my is alles eenders (*Hy verlaat die kamer. Manie sit diep in gedagte. Pop kom binne en maak die deur agter haar toe. Sy is mooi aangetrek en lyk nog mooier as anders*).

POP (*treurig*): Manie, ek wil jou vir die laaste maal groet (*sy steek haar beide hande na hom uit*).

MANIE (*hartstogtelik*): Pop, verkoop tog nie jouself nie, trou tog nie vir geld nie. Laat my staan, trou wie jy wil, maar verkoop

jouself nie (*hy laat sy kop op haar skouer sak en snik. Pop rus haar kop teen syne en haar hande knyp hartstogtelik die van hom. Na 'n rukkie tel Manie sy kop op en kyk in haar gesig. Manie, smekend*). Toe my hart, doen dit tog nie.

POP (*lusteloos*): Ek het my woord al vir oom Jan gegee en ek gaan dit hou. Ek het jou liefgehad, Manie, en ek het jou nog lief, maar ek sien nie kans om jou te trou nie. Ek sien nie kans vir al die swaar, die armoede en gebrek nie. Soek vir jou 'n dogter wat nie so lafhartig is as ek nie, wat die swaar van die lewe aandurf. Maar ek kan nie. Dit sou my breek. My liefde sou nie sterk genoeg wees nie. Nou sal ek verlang na jou, dit weet ek, maar as ek jou vat, dan sou ek miskien dink: het ek maar vir oom Jan gevat, dan het ek alles gehad wat ons nodig het. Sou jy dit kan staan, Manie? As jy sou merk dat ek spyt was dat ek jou gevat het, as jy sou sien ek is spyt dat ek maar nie met oom Jan getroud is nie? Sou jy dit kan staan? Jy sou nie jong? Jy sou my gaan haat! Ons liefde sou daardeur doodgaan. Ek het dit al so baie gesien, Manie, dat armoede die liefde doodmaak. Liefde moet sterk wees om armoede te oorwen en so sterk is my liefde nie. Ek is maar 'n gewone meisie, Manie. Baie dogters is beter as ek. Kry een van hulle, een wat met haar hele hart jou altyd trou sal bly, al is die lewe ook nog so swaar.

MANIE (*droewig*): Ek sal nooit weer een kry wat ek so lief het soos jou nie, Pop.

POP: Jy sal, Manie. Vergeet my, jong. Ek wil jou nooit vergeet nie, ek hoop dat jy my gou sal vergeet. Ek is nie werd om jou te hê nie, Manie; ek is te lafhartig en te selfsugtig.—Groet my nou, Manie, ek wil alleen wees, want my hart is baie seer (*sy lê haar arm om sy kop en hulle gee mekaar 'n lang soen. Sy maak haarself los, maar by die deur steek sy nogeens haar arm na hom uit in 'n gebaar van verlange en verlaat dan die kamer. Manie verlaat die huis en ry weg. Effens later kom Sagrys binne en kyk aandagtig rond want dit het gaandeweg skemer geword en die hoeke van die kamer is al donker*).

SAGRYS: O, hy is al weg (*Griet kom binne*).

GRIET: Is Manie weg?

SAGRYS: Ja, hy is weg (*hulle staan 'n paar oomblikke stil op die vloer sonder iets te sê*). Jammer dat die kêrel so arm is. Ek hou van die seun. Parmantige duiwel, maar ek hou van hom. Het hy net 'n wa gehad en 'n span osse, dan sou ek vir Pop gesê het, laat daardie ou-kêrel na die duiwel gaan en vat hierdie jong, gawe, flukse seun. Maar (*moedeloos*) wat, hy het niks. Niks as 'n siek ou pa wat hulle vandag of môre sal uitverkoop. Ag die lewe is bitter vir 'n arm man (*skud sy vuis*). O die armoede, die armoede.

## VYFDE BEDRYF.

*Die sitkamer van Faan versier vir die bruilof. 'n Paar vrouens dra koek en wyn binne en groot skottels vleis en aartappels met bone, ook slaai en vrugte.*

(*Geroep buitekant*): Daar is hulle! Daar is hulle! (*Die twee vrouens storm na buite*).

(*Groot geroep buitekant*): Hoeree! hoeree! (*Die bruidspaar kom binne en gaan sit op die twee versierde stoele by die middel van die tafel, hulle word gevolg deur die meeste van die gaste, waarvan 'n gedeelte ook aan die lang tafel plaas neem. Hendrik Butler is ook een van hulle, maar gaan slegs sit aan die eerste tafel, nadat Faan hom amper met geweld daartoe dwing. Baie mense staan aan die deure en vensters om na die toesprake te luister. Faan en sy vrou Fya order so'n bietjie*).

FAAN: Vrinde, vul julle glase asseblief, ek wil 'n woordjie spreek. (*Die bottel word oopgetrek, wyn word geskink in die koppies en limonadeglase en die gaste sit nou gereed om te luister en dan op die toespraak te drink. Faan staan op*): Geagte bruidegom en vrinde, dit is my 'n groot eer om die genoeë te hê julle hier in my huis te ontvang om die gebeurtenis van vandag te vier. My huis is die eerste huis waar die geagte bruidspaar ingetrap het, van dat hulle man en vrou is ('*n Gas*: *hoor! hoor!*) En ek kan julle almal sê dis vir my 'n groot eer ('*n Paar gaste*: *hoor! hoor!*). Vrinde (*hy word lewendiger en vry-*

*moediger*) as ek julle so algar hier sien om bruilof te vier, dan dink ek terug aan my eie bruilof wat ook hier gevier is, in vanmelewe se dae, toe my vrou Fya ook nog so'n mooi nooientjie was soos hier ons geagte bruid (*Gaste*: *ha! ha! hoor! hoor! goed so, neef Faan. Algar kyk na tante Fya wat baie skaam word en hard lag*). In (*Faan trek sy skouers reg en word al opgewekter*) die tyd toe ons nog die hotnotsriel gedans het en die masurka in plek van julle vandagse stadige fox-trotjies en one-steppies (*Gaste*: *hoor! hoor! dis reg, oom Faan*). Maar hierdie bruilof is vir my 'n aandoenlike saak, vrinde, want die bruid is my bekend van dat sy in die wêreld was. Ek het haar op my arm gehad toe sy nog nie kon kyk nie (*'n Gas alleen*: *ha! ha!*) en ek het haar so te sê leer loop. (*'n Paar vrouens*: *ag tog*!) En daarom lê die geluk van die bruid na my hart, vrinde, daarom sal ek my verheug as dit met haar goed mag gaan en sal ek treurig wees as dit nie so mog wees nie (*Erns by algar*). Daarom, vrinde, wil ek hierby die hoop uitspreek dat hierdie huwelik 'n geseënde huwelik mag wees. (*Tel sy koppie op, almal gaan staan en drink en gaan dan weer sit. Faan vat sy mes en vurk*). Dan kan ons nou maar weg val (*Almal begin te eet, die vleis en groente verdwyn en toe begin hulle met die tert. Sagrys staan op*).

FAAN (*staan op*): Gooi nog weer bietjie in, vrinde (*Algar skink weer 'n weinig wyn in*). Die vader van die briud wil iets sê (*Almal lê hulle messe en vurke neer*).

SAGRYS: Kinders en familie en vrinde, ek wil graag 'n kort woordjie spreek om my hart lug te gee. (*'n Lang vent met 'n slaperige kop, en al dommelig van sopies en wyn*: *hoor! hoor!*) Dis vandag vir my 'n plegtige dag, 'n blye dag en tewens 'n droewige dag (*Groot erns by algar*). Vandag wen ek 'n skoonseun, maar ek verloor 'n dogter (*Lang vent*: *hoor! hoor!*) En 'n liewe dogter, vrinde. Sy was altyd my 'n uitverkore kind, sy was ons eerste en sy was ons liefste. Sy word vandag van my oog en my hart geskeur (*Pop begin soetjies te huil*). Ek sal baie om haar treur. Sy was die sonstraal van ons woning (*Griet vee haar oë, almal is ernstig, Greyling kyk bietjie vies*). En nou gaan sy in die huis van 'n ander en ek hoop dat sy ook daar sal wees soos 'n sonstraal, tot 'n vreugd en 'n verkwikking

vir elkeen wat met haar omgaan (*Pop huil al harder en ook Griet huil soetjies, 'n paar vrouens vee hulle oë*). En sy sal dit wees, as sy liefde en sorg ontvang. Sy sal wees soos 'n roos wat mooi en lieflik is as hy goed versorg word en sy water kry, maar wat verlep en verdor as die sorg ontbreek (*Hy vee sy oë af*). Wat sal ek nog sê? Net dat ek hoop dat julle saam lank en gelukkig met mekaar mag leef (*Algar staan op om op die toespraak te drink, dan begin hulle van die koek en tert te eet. Na 'n kort rukkie spring Hendrik driftig op*).

HENDRIK (*vir oom Faan*): Oom Faan, mag ek 'n woordjie sê asseblief.

FAAN (*deftig*): Gooi in vrinde, ons geagte vrind, neef Hendrik wil 'n woordjie spreek.

HENDRIK (*spreek haastig*): Geagte bruid en bruidegom en vrinde, ek wil net sê hoe verskriklik treurig ons jong mense voel, hoe bitter teleurgesteld, dat hierdie pragtige nooi voor ons oë weggegryp word. Hier is nie een jong seun in die hele wyk Buffelskloof nie of hy het een of ander dag by homself gedink: Kon ek daardie nooi kry vir my vrou, dan het ek 'n hemel op aarde. En nou, nie een van ons het die geluk gekry nie. Oom Jan is die gelukkige. Oom Jan is die man wat vir ons uitlag. Oom Jan is die man wat gewen het, hy dra sy prys weg. Oom Jan — al sê ek dit met 'n gebroke hart—veels geluk met jou lieflike bruid (*Hy gaan sit en gelag en geroep breek los, Pop glimlag, Greyling glimlag, die koppies en glase word luidrugtig gestoot. Die lang vent roep*): Oom Jan het vir algar die ,knock-out' gegee (*Groot gelag*).

GREYLING (*staan op toe die rumoer bedaar en algar gaan sit het; praat kalm en duidelik*): Pa (*kyk met 'n hoofbuiging na Sagrys*) en Ma (*kyk met 'n hoofbuiging na Griet*), bloedverwante en vrinde, veroorloof my antwoord te gee op die toesprake en gelukwense wat julle my bruid en my toegespreek het (*Daar is groot stilte, elkeen luister met iets soos ontsag*). Allereers wil ek my simpatie betuig met my skoonouers wat vandag hulle liewe dogter uit die huis sien gaan. Sy sal by hulle 'n groot leegte agterlaat en ek kan my so voorstel dat terwyl daar in my hart en in my huis niks as vreugde is nie, by hulle daar droefheid sal wees (*Sagrys sug swaar, Griet vee haar oë, algar kyk bietjie treurig*). Maar my skoonvader het gesê dat hy

vandag 'n dogter verloor, maar 'n seun gewen het. Dit hoop ek sal hy onthou, vrinde. Ek hoop dat hy my huis sal beskou as sy eie, dat hy daar veel en lank sal vertoef en dat hy altyd sal gevoel, daardie skoonseun van my, al is hy nie meer 'n seun nie, hy is darem in alles soos 'n skoonseun moet wees, ek kan op hom reken, hy is een van ons (*Lang vent: hoor! hoor! en van ander*). En dan sal hy en my geagte skoonmoeder ook nie so baie hulle dogter mis nie. Hulle sal haar baie sien as hulle daar by my is, of ons by hulle. Ek is hulle baie dankbaar dat hulle my hulle kind wil toevertrou. Ek is baie trots op my jong vroutjie, vrinde (*Luid geroep van hoor! hoor!*) Ek het nog nooit in my lewe so bly en trots gevoel nie, vrinde (*Nog luider: hoor! hoor!*) My jong vrind (*met 'n hoofbuiging na Hendrik*) het gesê dat ek die jong seuns gewen het (*Lang vent: oom het hulle ,fairplay' uitgestof, en gelag*), maar ek beskou dit nie so nie. Dis nie my oorredingskrag of my persoonlike invloed of wat ook wat my die groot geluk gebring het nie, ek beskou dit as 'n wonderbare seën (*ernstige gesigte*) wat my te beurt geval het, 'n wonderbare skat wat ek so maar meteens gevind het, soos 'n mens altemit 'n diamant sommer by groot uitsondering mag optel (*Luide hoor-hoors van Hendrik, die lang vent en ander*). En my vrind, neef Faan, wil ek ook hartelik bedank vir sy woorde wat hy flus ons toegespreek het. Ek wil ook hom en nig Fya hartelik bedank vir die eer om hier in hulle huis te mag feesvier. Dit is baie gerieflik en aangenaam vir ons. Die huis van my skoonvader is 'n bietjie klein om so baie gaste te ontvang en ek is nig Fya en neef Faan daarom baie dankbaar dat hulle al die moeite vir ons wou doen om die huis af te staan. Ek hoop net dat wanneer eenmaal een van hulle dogters sal trou (*'n hele paar koppe draai na 'n paar dogters wat by die deur staan. Die lang vent roep: dit sal nie lank meer duur nie, oom Jan. Die dogters steek skaam hulle koppe weg*), sy dan my die eer sal aandoen om in my huis bruilof te vier (*Luide toejuigings*). Nogmaals, vrinde, dank ek julle algar vir julle vrindelike woorde en goeie wense (*gaan sit*).

FAAN (*kyk rond*): Sal niemand meer iets gebruik nie? (*wag 'n oomblik*). Dan sal ons plek maak vir die ander wat nog wil eet (*staan op en die ander volg sy voorbeeld*).

*(Die sitkamer by Faan gereed gemaak vir die dans en die dans reeds in volle gang. Op stoele in 'n hoek sit drie seuns wat op konsertinas speel en die kamer is vol dansende pare, terwyl party ou mense langs die mure sit en kyk. Daar word lewendig gedans. Toe die musiek ophou, roep 'n seun: „encore" en is daar 'n swak handgeklap. Die musiek en dans gaan weer aan. Oom Jan staan by die deur en kyk, volg vir Pop met sy oë. Pop dans met Hendrik).*

'N GROOT LUIDRUGTIGE VROU (*vir Greyling*): Kom oom Jan, nou jy so'n mooi jong vroutjie het, wil jy nie meer met ons ou vrouens dans nie, nè? (*Sy vat hom en geduldig neem hy haar op die baan, mans kom uit 'n sykamer, lyk vrolik, en vee hulle mond af*).

'N KÊREL (*skreeu bokant die musiek uit*): Groenfontein bo!

ANDER STEMME: Rietspruit bo!

DIE LANGE VENT: Die bruid bo! (*baie stemme*) Hoeree! (*hulle dans lewendiger, die lywe wieg sterker, die koppe beweeg ook by party heen en weer, Greyling dans met sy bruid, dit word vrolik*).

SAGRYS (*skreeu*): Haai, Pop, hoe gaan dit? Dit lyk na plesier.

POP (*ook luid*): Ja pa, dit gaan lekker.

LANG VENT (*toe die musikante weer ophou*): Nou 'n regte ou dans, 'n masurka of 'n seties of 'n polka, vir ons ou mense.

BAIE STEMME: Ja! ja! (*Die musikante speel 'n polka en die ouere mense dans dit terwyl die jong mense staan en kyk; 'n man begin te sing: „en witvoet is dit jy," en party sing saam. Pop staan by haar man rooi en laggerig. Hy sê iets vir haar en sy lag hardop. Vrolik en verhit bekyk sy die dans. 'n Paar koppe draai na die deur en Pop kyk ook. Daar staan Manie in die deur die dans en bekyk. Hy draai sy kop na Pop. Die musiek hou op*).

'N SEUN: „Encore."

'N PAAR STEMME: Nee ons wil eers 'n ‚foxtrot' hê. (*Die musiek speel 'n ‚foxtrot.' Pop gaan haastig na Manie en lê haar hand op sy skouer*).

POP: Kom jong, jy en ek dans hierdie ‚foxtrot.' (*Hulle dans. Dit word al vroliker. Meer manne verdwyn in die sykamer en kom plesieriger terug. Dogters met koek en koffie gaan rond tussen die*

*dansers en die mense wat sit en kyk. Meer geroep van Rietspruit bo! Groenfontein bo! 'n Ou man skreeu elke maal: dans kêrels, dans! 'n Seun lê sy kop in sy nek en sing luidkeels saam met die musiek: ,I am coming back to you, Honolulu,' en baie stemme val in: Honolulu, Honolulu. Verhit staan algar toe die musiek weer ophou. Pop bly by Manie*).

PARTY STEMME: Die hotnotsriel! die hotnotsriel! Oom Sagrys, tante Grieta, komaan die hotnotsriel! (*Hulle kom vorentoe, Sagrys kalm, tante Griet bietjie skaam en hulle gaan klaar staan om te dans. 'n Paar ouer mans vat die konsertinas by die seuns, probeer eers en dan speel hulle. Sagrys en tante Griet dans die wilde hotnotsriel. Toe dit klaar is, is daar luid geklap en geroep van ,encore,' maar tante Griet wil nie meer nie. 'n Seun met sy kop agter op sy rug en sy hande dwars uitgesprei; sy knieë baie krom, dans en sing: ,My Sarie Marais, sal ek ooit weer kan sê? My skat het ek weer gekry,' maar die musikante speel dieselfde ,foxtrot' van flus, die dansers vul die baan en die seun word weg gestamp. Pop en Manie dans met mekaar, hulle arms om mekaar se lyf, hulle hoofde na aan mekaar, hulle gesigte weemoedig. Meer as een kyk tersluiks na hulle. Ook tante Griet, en 'n wolk trek oor haar gesig. Ook Sagrys, en hy gaan weg om 'n sopie te neem. Ook Greyling wat met 'n ander man staan en gesels en nou niks meer hoor van wat die man sê nie en vergeet dat hy moet antwoord gee. Pop luid bokant alles uit: ,I'm coming back to you' (ander val in) ,Honolulu, Honolulu, lulu.' Na die dans gaan Oom Jan na Pop toe wat met Manie teen die muur staan en kyk*).

GREYLING: Sal ons ry, my hart? (*Manie kyk styf voor hom*).

POP: Ag nee, dit word nou eers lekker, laat ons nog bietjie bly (*Greyling draai onvergenoeg weg. Weer word 'n ,foxtrot' gespeel en Manie en Pop dans weer. Hulle twee is as verlore in die dans, hulle oë kyk in mekaar, hulle glimlag droewig, hulle praat nie. Daar is baie lawaai en die dans word al luidrugtiger*).

LANG VENT: Hoeree! vir oom Jan, die ,knockout'-bruidegom! (*'n Seun sing weer 'n Engelse dansdeun. Na hierdie dans is daar 'n geroep van: masurka, 'n masurka en teengeroep van: 'n ,one-step,' 'n ,one-step,' en die musikante speel 'n ,one-step.'*)

GREYLING (*kom by Pop en sê*): Kom nou. (*Sy gaan saam. Manie kyk*

*haar na tot by die deur, daar draai sy haar kop. Sagrys en Griet gaan hulle agterna. Manie gaan die sykamer in. Die dans hou aan. Buite klink skote vir die bruidspaar wat wegry. Die musiek hou op, die dansers staan*).

'N OU MAN: Hiep-hiep . . . .!

ALMAL: Hoeree!

OU OOM: Vir die bruid!

ALGAR (*luid*): Hoeree!

OU OOM: Vir die bruidegom!

BAIE MINDER STEMME (*baie swakker*): Hoeree! (*Die ou oom kyk die kring met 'n guitige gesig rond. Die musiek speel weer. Baie mense het die kamer reeds verlaat en maar min vrouens is daar nog oor. Manie kom uit die ander kamer, wit en dronk. Die musiek het gestop, die musikante drink koffie*).

MANIE (*midde in die vloer, die ander mense meeste aan die mure, hy praat met 'n belaglike deftigheid in Nederlands, met 'n tamelik goeie uitspraak maar met 'n bespottelik oordrywende klemtoon en sangerigheid*): Geachte vrienden, (*hy gebaar met sy hande en staan onvas op sy bene*) ik wens u mede te delen dat heden gehuwd is het liefste en schoonste meisje van wijk Buffelskloof. Vrienden, zo 'n lief schoon meisje is er niet in gans Zuid-Afrika. Al de jongelingen waren op haar verliefd, maar ze wou geen van ze allen hebben. Ze wilde oom Jan hebben (*Party van die gaste kyk swaarmoedig, ander weer medelydend na Manie, enkele wil hulle slap lag*). Oom Jan Greyling is een zzzzeer gelukkige man, vrinden, om zoooo 'n lief meisje als vrou te kunnen hebben.

'N SEUN (*half kwaad*): Kom laat ons dans.

DIE OU OOM: Ja, dis beter as al die lawwigheid. (*Sagrys kom weer binne, hy is rooi van al die drink. Manie gaan na hom toe en lê sy arm om Sagrys heen*).

MANIE: Oom Sagrys, schoonvader van enen rijken man, laten wij iets gaan drinken.

SAGRYS (*bly staan, lê sy hande op Manie se skouers*): Kom, ou seun, laat ons liewers kooi se kant toe staan; dis al laat, ons is moeg, kom jong gaan saam, wees nou verstandig. Laat ons liewers gaan slaap.

MANIE: Slapen? Neen ik wil niet slapen, ik wil plezier hebben. (*Sagrys trek hom aan die arm, die musikante speel, party dans al weer, party staan nog en kyk vir Sagrys en Manie wat aan mekaar staan en trek.*)

## SEWENDE BEDRYF.

(*Die sitkamer in die huis van Greyling. Dis nag, 'n kers brand op die tafel en laat jou 'n vertrek sien waar verskeie nuwe meubels in staan, met 'n nuwe tapyt op die vloer. Op die tafel staan 'n groot bos blomme. 'n Seun van omtrent sewentien jaar lê met sy kop op sy arm aan die tafel en slaap. Buite toeter 'n motorkar. Die seun tel sy kop op, kom rekkend orent, vryf sy oë, gaap geweldig en rek homself verskriklik, sy arms hoog in die lug. Hy gril bietjie of hy koud kry. Vir 'n oomblik skyn die lig van motorlampe deur die vensters in die vertrek.*)

SEUN (*dankbaar*). ,At last' (*Hy verlaat die vertrek. Spoedig daarop kom Greyling met Pop binne, gevolg deur die seun*).

GREYLING (*vir die seun*): Steek nog 'n kers op, Koos, dis hier al te donker (*slaperig gaan die seun 'n kers soek en kom met een terug wat hy aan die brandende een opsteek. Onderwyl het Pop gaan sit met haar hoed op en haar mantel aan, treurig en stil, terwyl oom Jan na buite loop en pakkies indra. Koos het bly staan en kyk na Pop, maar hy sê niks nie*).

GREYLING (*vir Pop*): Ekskuus my tog 'n oomblikkie, nè (*Vir Koos*) Kom Koos, laat ons net gou die motorkar in die motorhuis inry (*hy en Koos gaan uit, buite hoor jy die motor aansit. Pop sit 'n oomblik nog stil en staan dan onveerkragtig op, sy staan midde in die vloer, haar kop gebuig. Sy gaan staan by die tafel en staan soetjies en huil, haal haar sakdoek uit, huil maar stil. Dan gaan sy weer sit by die tafel en huil al meer en begin meteens hard te snik. Sy strek haar arms languit oor die tafel en kreun*: Manie, Manie. *Sy huil al heftiger. Staan weer op. Sy tel haar kop op, bietjie agteroor, strek haar gevoue hande hooguit en huil*: Manie, Manie).

Pop (*haar arms halfwyd uitgestrek*): Vir hierdie huis en vir hierdie plaas het ek my liefde verkoop (*steek haar gesig in haar hande, snik hartstogtelik. Meteens hartstogtelik, haar hande kramp-agtig gevou en haar arms reguit*): Ek wil jou hê, Manie. O, Manie, ek wil jou hê (*sy val weer op die stoel aan die tafel en huil hewig. Greyling met Koos kom in. Pop hou op met huil, droog haar trane*).

Greyling (*vir Koos*): Koos, loop slaap.

Koos: Nag pa, nag . . . (*wil weggaan*).

Greyling (*streng*): Koos!

Koos (*bedees*): Pa?

Greyling (*streng*): Sê weer nag.

Koos (*lusteloos*): Nag pa, nag . . . nag ma.

Pop (*droewig*): Nag Koos.

Greyling (*kom by Pop, sy hand op haar rug*): Moenie huil nie, my kind, dis maar die nare aankoms hierso so in die nag, en dan, jy is moeg en natuurlik bietjie oorstuur. Jy sal hier gou gewoond wees. Jy sal sien hoe mooi ek vir jou sorg. Kom slaap nou, my hartjie, jy het rus nodig na so'n dag soos vandag. Môre sal jy sommer weer opgeruimd voel (*hy help haar opstaan, haar mantel en hoed afneem en lei haar met een van die kerse die kamer uit. Na 'n paar oomblikke kom hy terug en kyk rond of hy niks vergeet het nie, bly dan in gedagte staan. Hy stoot sy hoed agteroor en steun met sy vuis op die tafel. Greyling skud sy kop*): Ek weet nie. (*Hy staan nog 'n rukkie so, neem dan die kers en gaan langsaam die deur uit*).

(SLOT)



Wallachs', Pta.
9718

